568

# Heer, gee vandag ons dag se brood



Heer, gee van-dag ons dag se brood



U staan ons by in al ons nood,



ook wan-neer ons so gou ver - geet



dat U ons dag se brood uit-meet.

1 2 3 X Lied :

2

Heer, seën tog vandag se brood

en laat ons ander help in nood,

laat ons bereid wees om te deel,

want U gee altyd weer soveel.

3

Heer, U is self die lewensbrood -

U deel Uself uit in u dood.

U het ons selfsug só vergeef,

nou kan ons uit u liefde leef.